# God is Liefde!" juig ons harte

334

"God is Lief - de!" juig ons har - te,

en be - dink wat lief - de doen:

Dat Hy ons sy Seun ge - stuur het

om ons son - de te ver - soen.

2

Hy wat eerste liefgehad het,

het in liefde ons vergeef -

Nou kan ons, uit God gebore,

uit dié bron van liefde leef!

3

Deur sy Gees, die wondergawe,

laat Hy wederliefde spruit;

en dié liefde - wat volmaak is -

Dryf die vrees en selfsug uit.

4

As die Vader in sy liefde

dan die sondaar maak tot kind,

mag sy Seun al meer gestalte

in ons doen en late vind!